# Nederduitsch Hervormde Kerk




## Hendrina



# 1937 — 1987

# 50 JAAR

# VOORWOORD

*Die Ned. Herv. Gemeente Hendrina, het nou ook hierdie belangrike mylpaal bereik, vyftig jaar oud.*

*Wat ons veral verbly, is dat soveel van die oorspronklike stigterslede nog lewe, waarvan sommige nog in die gemeente woon. Ons dank aan hulle vir die stigting en opbou van hierdie gemeente.*

*Dank aan al die leraars, kerkraad en lidmate, vir elkeen se bydrae vanaf 7 Augustus 1937 tot 28 Augustus 1987. Medewerkers in diens van ons Maker.*

*Die vyftig jaar wat verby is, was soms jare van swaarkry en onsekerheid, maar ook jare van vreugde en uitdagings.*

*Dit was tye waarna terug verlang kan word, maar dit was jare waarin die fondamente gelê is vir die uitdaging van die toekoms.*

*Die gemeente moet hulle opnuut vergewis van hul taak in die kerk. Ons moet steeds ons eie identiteit behou en ons beginsels en ideale altyd verantwoord uit die Skrif. Die toekoms bied inderdaad 'n uitdaging. Juis daarom moet die volgende vyftig jaar met toewyding, belangstelling en besorgdheid aangepak word.*

*Bowe alles met geloof.*

*REDAKSIE*

# *Stigting en Eerste Jare van die Gemeente*

Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Hendrina het op 7 Augustus 1937 tot stand gekom ná afstigting van die gemeente Middelburg. Hierdie aksie het spontaan ontstaan onder die lidmate weens die distansie na Middelburg. Vervoermiddele het hoofsaaklik bestaan uit ossewaens en perdekarre.

Genoemde geleentheid het ook die eerste gemeentelike vergadering bepaal waaraan ongeveer 70 lidmate deelgeneem het. Die eerste Kerkraad is dan ook gekies nl.:

*OUDERLINGE: D. S. Venter, N. J. R. van Wyk en D. E. Steyn.*

*DIAKENS: B. D. T. Erasmus, J. C. Esterhuysen en D. M. J. van Nieuwenhuizen.*

*As Skriba/Kassier en Skriba vir Registrasie is broeder B. J. Spies gekies.*

Die gemeente het met Middelburg gekombineer en is bedien deur Ds. A. J. Barger wat slegs ses Sondae per jaar plaaslik dienste gehou het. Die traktament het R140 (70 pond) per jaar beloop.



• *Ds. A. J. Barger*

**DIE EERSTE KERKRAAD**

*Van links na regs: N.J.R. van Wyk, D.E. Steyn, D.S. Venter, B.J. Spies, J.C. Esterhuysen, B.D.T. Erasmus, D.M.J. van Nieuwenhuizen en*

*Voor: Ds. A. J. Barger*

Die eerste Kerkraadsvergadering is op 8 Augustus 1937 gehou. Die broeders word gemaan om na die welsyn van die gemeente om te sien in die afwesigheid van 'n leraar.

November 1937 bedank een van die ouderlinge. Diaken J. C. Esterhuysen word as ouderling verkies en broeder J.H. Mahoney as diaken in sy plek.

Aan die begin 1938 aanvaar Ds. Barger 'n beroep na Oos-Londen. Ds. W. M. Wolmarans tree op as konsulent gedurende die vakante periode.

Gedurende 1938 het die gemeente agt erwe, 'n kerkklok en Nagmaalservies gekoop. 'n Eie kerkgebou was in die vooruitsig. Tot nog toe is die saal wat van die N.G. Kerk gehuur is gebruik vir eredienste.

Tydens 'n Kerkraadsvergadering gehou op 7 Januarie 1939, is besluit om 'n saal te bou. 'n Kostebepaling is gemaak, o.a. hoeveel stene benodig sou word ens. Ouderling Van Wyk is belas met die maak (vorm) en brand van die stene.

**KERKRAAD**

*Agter, van links na regs: Diakens B.D.T. Erasmus, J.H. Mahoney, J.C. Esterhuysen, D.S. Venter, Ds. A.J. Barger en N.J.R. van Wyk.*

*Voor: Broeder B.J. Spies*

Op 14 Mei 1938 word Prop. A. J. Nolte, voormalige Voorsitter van die Algemene Kerkvergadering, ontvang en lewer hy sy intreepreek.



## KOMMISSIE VIR AANKOOP VAN ERWE



*Agter, van links na regs: J.C. Esterhuysen, N.J.R. van Wyk, B.D.T. Erasmus, S.W. Breytenbach, B.J. Spies en J.H. Mahoney.*

*Sittende: D.S. Venter, Ds. A.J. Barger en J.P. Steyn.*

Die tweede wêreldoorlog het gedreig en in September 1939 uitgebreek. Die toestande in die gemeente en gemeenskap het drasties verander. Alles was skaars en peperduur. Talle jong manne van die gemeente het vertrek na die oorlogsfront.

Op 13 Januarie 1940 (Gemeentevergadering) is besluit om die bouplanne te laat vaar en eerder 'n boufonds te stig.

Die kerlike take is met nougesetheid en toewyding verrig. Kerklike onderrig van die kinders en sedelike lewe van die gemeente het hoë prioriteit geniet. 'n Jaar na die stigting van die gemeente, op 13 Augustus 1938, is die tug die eerste keer toegepas.



- *Oom Dirk Rabie met Sondagskoolkinders*

In April 1939 is die eerste keer Belydenis van Geloof afgelê.

## DIE EERSTE KATKISANTE



*Agter: Ouderlinge J. C. Esterhuysen, D. S. Venter en N. J. R. van Wyk.*

*Voor: Barend Erasmus, Ds. A. J. Nolte en Hester Esterhuysen.*

Gedurende April 1940 het die Sustersvereniging tot stand gekom met mev. J. E. Nolte as voorsitter, mev. R. van Wyk (vise-voorsitster), mev. E. L. Steyn (sekretaresse) en mev. J. Spies as tessouriere, (destyds penningmeesteres genoem).

Aangesien die predikantspaar Hendrina net ses keer per jaar besoek het, het mev. A. M. Esterhuysen opgetree as voorsitster in die afwesigheid van mev. Nolte.



'n Eie kerkgebou het nou 'n dringende behoefte geword. Uiteindelik is op 11 April 1942 besluit om die saal van die N.G. Kerk te koop. Die saal moes herstel word en kerkbanke moes ingesit word. Die N.H.S.V. het die banke aangekoop. Ds. Nolte het kort hierna 'n beroep aangeneem en na enkele maande wat die gemeente vakant was, is Ds. P. J. Booysen ontvang.



• *Wyle Mev. A. M. Esterhuysen*



• *Ds. P. J. Booysen*



In 1944 het die Middelburg Gemeente 'n orrel aan Hendrina geskenk wat vandag nog 'n staanplek in die kerksaal het.

Die kombinasie met die gemeente Middelburg het tot begin 1946 geduur. Op 4 Mei 1946 is besluit om met die gemeentes Dullstroom en Belfast te kombineer. Die Predikant sou te Belfast woon en Hendrina sou vier Nagmaaldienste en twaalf eredienste per jaar ontvang.

Ds. D. B. Snyman het die beroep na die kombinasie aangeneem en is gedurende Julie 1946 bevestig.



• *Ds. D. B. Snyman*

Hierdie kombinasie het nie lank geduur nie, want in Oktober 1947 neem Ds. Snyman 'n beroep aan. Die kombinasie het verval en Hendrina, Waterval-Bo en Belfast het gekombineer. Die Predikant sou te Belfast woon.

Ds. P. A. R. C. van Wyk het die beroep aangeneem en in April 1948 is hy bevestig. In November 1951 is die gemeente weer vakant.



• *Ds. P. A. R. C. van Wyk*



Onderhandelinge was weer eens nodig vir 'n nuwe kombinasie wat dan ook gebeur het, want in Mei 1952 word Ds. F. J. Engelbrecht ontvang as predikant van Hendrina, Belfast en Carolina. Hendrina moes volgens ooreenkoms die predikant huisves. Die pastorie was nog nie gebou nie en die leraar wat ongetroud was, moes vir 'n geruime tyd privaat loseer. Die pastorie is voltooi en Ds. Engelbrecht, wat intussen getroud is, en sy eggenote kon hul intrek neem.

Die instandhouding van die saal het finansieel onmoontlik geword en dit het die gedagte van 'n kerkgebou weer sterk na vore laat kom.

Op 28 Maart 1955 het die kerkraad besluit om met fondsinsameling te begin om kerk te bou. Teen die einde van 1956 was die gemeente egter vakant, want Ds. Engelbrecht het 'n beroep aangeneem.



• *Ds. Engelbrecht*

Weens omstandighede word Hendrina 'n Konsulentsgemeente, behartig deur Ds. J. J. Smit van Ermelo, wat in November 1958 'n beroep aanneem.



• *Ds. J. J. Smit*

Ds. M. J. van Schalkwyk van Bethal behartig die konsulentskap tot 1963 toe hy 'n beroep aanneem na Bronkhorstspruit.

Die gemeente het intussen heelwat gegroei. Behalwe die wyke wat in Hendrina bygekom het, het die wyke Koornfontein, Komati en Blinkpan bygekom. Die lidmatetal van die gemeente het meer as verdubbel en verdere industriële uitbreiding was ter sprake.

• *Ds. M. J. van Schalkwyk en kerkraad.*

Op 7 Augustus 1958 het die gemeente sy 21 jarige bestaan gevier en die N.H.S.V. gedurende 1961. Hierdie vierings was ook gerig op fondsinsameling en die boufonds het gestyg tot R22 000.

## NEDERDUITS HERVORMDE GEMEENTE HENDRINA HERDENK MONDIGWORDING

(Opgestel deur Hendrik Eksteen)

Die Nederduits Hervormde gemeente van Hendrina het haar mondigwording feestelik herdenk vanaf Donderdagaand 7 Augustus tot Sondag 10 Augustus 1958. Lank voor die bepaalde tyd reeds het hierdie klein gemeentetjie reeds voorbereidings begin tref en al die lidmate het hulle van harte beywer om met alle nougesetheid en toewyding saam te staan om 'n sukses van hierdie heuglike geleentheid te maak en hulle het, ondanks ongure weer, ten volle daarin geslaag.

By die eerste geleentheid, op Donderdagaand, het 'n groot skare, nie net lidmate van die gemeente nie, maar ook van die susterskerke en verteenwoordigers van plaaslike liggame die kerkgebou gevul om te luister na die onderhoudende oorsig wat gegee is deur oom Hans Steyn en ouderling Jan Esterhuizen oor die ontstaan en groei van die gemeente. Hulle het ondermeer meegedeel dat die gemeente een-en-twintig jaar gelede, toe dit afgestig is, maar drie-en-sewentig lidmate getel het en dat die afstigting onder moeilike omstandighede geskied het. Geld was maar skaars, maar waar dit 'n geloofsaak gemaak is, het dit gegroei van krag tot krag en besit die gemeente vandag haar eie kerkgebou, wat aangekoop is van die N.G. gemeente. In die beste deel van die dorp is van die mooiste erwe aangekoop, waarop 'n pragtige



• *Mev. Ds. Nolte sny verjaardagkoek.*

doeltreffende pastorie opgerig is en waar hopelik binne afsienbare jare die nuwe Godshuis sal verrys. Dit kan met vreugde bekend gemaak word dat die boufonds vir hierdie doel 'n aansienlike bedrag bedra en die N.H.S.V. is voortdurend besig met funksies om hulle sterk dakfonds aan te suiwer. Melding is ook gemaak van ouderling Ben Spies wat sedert die stigting nog altyd die waardige en vlytige skriba-kassier is. Die twee sprekers het aangehaal dat daar te midde van stryd en swaarkry, daar tog ook insidente van humor en luim voorgeval het, wat nie maklik te vergete is nie.

Na afloop van hierdie twee toesprake, het Ds. Smit van Ermelo, wat hierdie gemeente ook nou bedien, Ds. A. J. Nolte wat die Algemene Kommissie verteenwoordig aan die woord gestel. Na die afstigting was hierdie die eerste leraar wat die gemeente bedien het in kombinasie met die moedergemeente Middelburg, waar sy standplaas toentertyd was. Ds. Nolte het aangevoer dat hy homself beskou as die vader van die gemeente en dat hy met trots kan terugkyk op die prysenswaardige prestasies en die moedige deursettingsvermoë van hierdie flukse Gideonsbende. Derhalwe bring hy oor die beste wense van die Hoogste Vergadering van die kerk.

Voort bring Ds. Viljoen van Lydenburg die groete en goeie wense oor namens die Ringskommissie, Ds. Oberholzer namens die moedergemeente Middelburg. Ds. Frikkie Engelbrecht, spreek die gehoor toe in sy hoedanigheid as vorige leraar en as eerste predikant wat sy standplaas in die boesem van die gemeente had. Dit kan terloops gemeld word, dat hierdie evangeliedienaar nie net deur sy eie gemeente gewild was nie, maar dat hy 'n besondere plek ingeneem het in die harte van sy talle vriende buite sy werkkring en dat hy deur die hele gemeenskap bemin was. Sy treffende woorde het dan ook meer as een weemoedig gestem en verlang en gedink aan die dae toe hy hier sy plek met waardigheid volgestaan het.

In afwesigheid van Ds. Cruywagen het die seremoniemeester Eerwaarde Van Rensburg genoem waarop hy ingewillig het om die groete van die N.G. gemeente oor te bring. Mnr. Gideon van Zyl het gepraat namens die Gereformeerde gemeente en mnr. Theunis Kirsten, die skoolhoof, namens die onderwys.

Na afhandeling van die verrigtinge in die kerkgebou, nooi Ds. Smit die aanwesiges na 'n gesellige onthaal wat deur die N.H.S.V. aangebied is onder die tydelik opgerigte tabernakel agter die kerkgebou. Hier het iedereen hom of haar na hartelus geniet aan die keurige versnapperinge wat so smaakvol deur die susters voorberei was. By hierdie geleentheid het die besoekers Bybelmerke ontvang ter herinnering aan die gebeurtenis. Mevrou Ds. Nolte is gevra om die verjaarsdagkoek (wat die vorm van 'n kerkgebou aangeneem het) te sny en is die gaste daarmee getrakteer.

Saterdagoggend het die basaar 'n aanvang geneem en is dit besonder goed ondersteun deur die algemene publiek. Almal het uitgesien na die braaivleis wat in die namiddag sou gehou word, maar omstreeks drie uur het 'n venynige Suidooste wind opgekom wat hierdie funksie baie gestrem het. In weerwil van die ongestadigde weer het talle vleiseters tog opgedaag om vleis te koop en saam te neem huis toe. Verneem word dat oor die 200 pond ingesamel is oor hierdie naweek.

Saterdagoggend was kerkraadsvergadering en die namiddag om drie uur kon die gemeente, by geleentheid van die voorbereidingsdiens luister na die treffende boodskap van hulle geliefde ou-leraar Ds. Frikkie Engelbrecht. Nou het dit egter so koud geword, dat die gemeentelede wat vir die feesviering kom uitkamp het, noodgedwonge moes oppak en laat spaander na hulle plaaswonings toe.

Die Nagmaalsdiens is waargeneem deur Ds. Snyman van Nylstroom terwyl Ds. Smit, leraar van die kombinasie Ermelo-Hendrina die dankseggingsdiens gehou het en die doop bedien het aan die twee kleines van mnr. en mev. Fanie Pieterse en mnr. en mev. C. Smit. Hierdie sal seker 'n blywende herinnering inhou by die twee ouerpare, sowel as vir die twee babas wanneer hulle eendag kan verneem van die geskiedkundige geleentheid wanneer die heilige sakrament aan hulle bedien was.

Na die dankseggingsdiens is die gemeente vergenoegd en tevrede uiteen want 'n geskiedkundige mylpaal lê agter die rug en dit sal seker tot in lengte van dae onthou word. Almal wat so ywerig meegehelp het om van die groot gebeurtenis so 'n reuse sukses te maak word hartlik bedank en die geldelike ondersteuning van die publiek word ten seerste op prys gestel.

Ook hierdie blad wil sy gelukwense paar met al die goeie wense wat die gemeente reeds ontvang het. Mag die jare wat voorlê net so voorspoedig en geseënd wees.



In April 1963 is besluit om die kerk te bou en 'n boukommissie is benoem met Ds. van Schalkwyk as voorsitter.

**BOUKOMMISSIE**



*Agter, van links na regs: B. J. Spies, B. D. T. Erasmus, J. C. Nieman, J. B. Jooste.*

*Voor: Mevv. H. Erasmus, H. M. Spies, P. Jooste.*

*Inlas: Ds. M. J. van Schalkwyk*

Gedurende hierdie tyd het Prop. J. J. P. Müller as pastorale hulp opgetree. Ds. J. H. Koekemoer van Bethal as Konsulent en Ds. Van Schalkwyk as voorsitter van die boukommissie om vertraging te voorkom.

Die hoeksteen van die kerk kon dan ook op 16 Januarie 1965 gelê word.



Ouderling J. C. Nieman het 'n sementblok, met 'n waspoor ingetrap, onderkant die hoeksteen van die kerk ingemessel. Die geskiedenis rondom die sementblok regverdig vermelding.

Gedurende 1938 het die simboliese Voortrekker Ossewatrek vanaf Kaapstad na Pretoria plaasgevind. Hendrina was op die roete van die Sarel Cillierswa. Met hierdie geskiedkundige gebeure in die gemeenskap, is twee sementblokke in grond gegiet. Die wa het oorbeweeg en twee spore nagelaat — 'n blok elk vir die N.G. Gemeente en Ned. Herv. Gemeente. Na vele jare het die Kerkraad besluit om hierdie blok te verewig of in 'n vertoonposisie te plaas en moes toe vasstel dat die feeskommissie dit geneem het met die oortuiging dat dit by die feesterrein hoort. Omdat die sekretaris van die reëlingskomittee met die ossewatrek nie 'n plaaslike persoon was nie, het die notule die reëlingsroete vergesel tot in Pretoria waar dit versamel is. Na ontsaglike moeite en kostes, het ouderling B. D. T. Erasmus hierdie notule opgespoor met die korrekte besluite. Hierdie gebeure veroorsaak dat sommige Ned. Hervormde lidmate hulle onttrek het aan Geloftefeesvieringe.



# SOOISPIT

NOVEMBER 1964



• *Oudste manslidmaat: Oom Hans Steyn.*



• *Oudste vrouelidmaat: Tant Saar Goosen.*



• *Namens kerkraad: Ouderling N. J. R. van Wyk.*



• *Namens N.H.S.V.: Tant Annie Steyn en namens Sondagskool: Meisie Breytenbach.*



• *Namens kerkraad: Ouderling J. C. Esterhuysen.*

Die oprigting van die Kerk het voorspoedig verloop en op 20 November 1965, 28 jaar na die ontstaan van die gemeente, is die kerk ingewy. Dit was 'n heuglike gebeurtenis vir 'n gemeente wat veel opgeoffer het om 'n eie kerkgebou te hê.

## HOEKSTEENLEGGING: 16 JANUARIE 1965 DEUR DS. M.J. VAN SCHALKWYK

*Teenwoordig: Ds. en Mev. A. J. Nolte en Prop. Muller.*

- *Die kerk waarvoor so baie opgeoffer is.*



# INWYDING

van die

# NUWE KERKGEBOU

van die




## GEMEENTE HENDRINA

**Die Kerkraad en die Boukommissie van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Hendrina het die genoeë om u uit te nooi na die inwyding van hulle nuwe**

# KERKGEBOU

op

**Saterdag, 20 November 1965**

om 2.15 nm.

B. J. SPIES, Scriba van die Kerkraad.

H. M. SPIES, Sekretaresse van die Boukommissie.

Posbus 37, Hendrina.

A L M A L  W E L K O M !

**KERKRAAD**

| **Ouderlinge :** | **Diakens :** |
|---|---|
| B. D. T. Erasmus | H. P. van Rensburg |
| J. P. v.d. Westhuysen. | C. F. Laufs. |
| C. P. Engelbrecht. | J. H. Combrink |
| B. J. Spies | W. J. M. Swarts |
| C. P. van Deventer | K. F. van Rooyen |
| J. J. Pretorius | D. van Niekerk |
| J. S. Gouws | N. Rheeder |
| C. P. Meyer | J. J. F. Meyer |
| A. N. Steenkamp | J. C. Mare |
| | C. H. de Briun. |
| | J. Z. Swarts. |

**P S A L M  84 : 1**

Hoe lieflik is U wonings, Heer
Der Leërskare, hoe begeer
My siel en hunker van verlange
Om na Gods woning op te gaan
En in U tempel-poort te staan
Met jubelende lofgesange,
My hart en vlees, o God roep luid
Tot U wat leef, verlangend uit.

# PROGRAM

SATERDAG 20 NOVEMBER 1965

2.15 nm.

**Inwyding van Kerkgebou :**

1. **Inwydingsrede** . . . . . . . . Prof. F. J. van Zyl
2. 7 uur nm.:
   **Voorbereidingsdiens** . . . . . . . . Ds. J. H. Koekemoer

SONDAG 21 NOVEMBER 1965

1. 10 uur vm.:
   **Nagmaalsviering** . . . . . . . . . . . . . . Ds. J. J. Smit
2. 2.30 nm.:
   **Doop en Nabetragtingsdiens** . . . . . . Ds. P. A. R. C. van Wyk

**B O U K O M M I S S I E :**

**Voorsitter :** . . . . . . . . . . . . Ds. M. J. van Schalkwyk
**Vise-Voorsitter :** . . . . . . . . . . . . . . Br. J. B. Jooste
**Sekretaresse:** . . . . . . . . . . . . . . . . Mev. H. M. Spies
Oudl. B. D. T. Erasmus; Oudl. B. J. Spies; Diak. K. F. van Rooyen; Diak. D. van Niekerk; Br. J. C. Nieman; Mev. M. Jooste; Mev. H. Erasmus.

**Argiteksfirma :** . . . . Mnre. Hartman en Van der Walt
**Bouaannemer :** . . . . . . . . . . . . Mnr. P. C. Bezuidenhout
**Raadgewende Ingenieur :** . . . . . . . . . . . D. Hulley
**Bourekenaars :** . . . . . . . . . . De Leeuw en Van der Laan
**Ameubelment :** . . . . . . . . . . . . . . . . . . . F. Fischer

**Inwyding van Kerkgebou :**

1. **Verwelkoming buite Kerkgebou** . . . . . . . . . . . . Ds. J. H. Koekemoer
2. **Oorhandiging van gebou aan Argitek** . . . . . . . . Mnr. P. C. Bezuidenhout
3. **Oorhandiging van sleutel** . . . Mnr. v.d. Walt, Argitek
4. **Oopsluit van deur** . . . . . . . . . . . . Mev. H. M. Spies
5. **Gemeentelike sang** . . . . . . . . . . . . Ps. 84 - 1
   waarna Kerkraad-, eregaste, gemeente en belangstellendes die Kerkgebou binne gaan en hulle plekke inneem.
6. **Plasing van Kanselbybel en Kerkboeke** . . . . . . . . Oudl. B. D. T. Erasmus
7. **Kerkklok lui** . . . . . . . . . . . . . . . . J. C. Nieman
8. **Wydingsrede** . . . . . . . . . . Prof. F. J. van Zyl
9. **Gelugwensinge :**
   (a) Kommissie van die H.E. Alg. Kerkvergadering.
   (b) Ring van Middelburg.
   (c) Ned. Geref Kerk.
   (e) Gereformeerde Kerk.
   (f) Gemeenskap van Hendrina — Burgemeester.
   (g) Onderwys (Hendrinaskool) — Mnr. A. S. Olivier
   (h) Bedankings — Prop. J. J. P. Muller.

Die inwyding van die kerk is egter voorafgegaan deur 'n treurige gebeurtenis. Ouderling J. C. Esterhuysen, een van die kleurvolste figure in die geskiedenis van die gemeente, is kort voor die voltooiing van die kerk oorlede.

Saam met stigterslede reeds genoem en andere soos Brs. M. J. Nieman, N. J. R. van Wyk, die handjievol N.H.S.V. susters en vele andere is baanbrekerswerk gedoen en is baie tyd en kragte gewy aan die opbou en organisasie van die gemeente.

Die kerkgebou het R33 000 gekos met 'n uitstaande bedrag van R1 500. Ouderling Jan Jooste het hierdie bedrag aan die gemeente geleen, tydperk onbepaald en rentevry.

Met die uitleg van die dorp Hendrina is sewe erwe aan die Oostekant, langs die vlei, aan die Ned. Herv. Kerk toegeken. Genoemde erwe was absoluut ongeskik vir 'n kerkterrein. Hulle is verkoop en met hierdie fondse is die skuld betaal en R200 belê. Daar was gemoedsrus; geen skuld en 'n neseier van R200!

Die gemeente het gegroei tot ongeveer 450 belydende lidmate.

Gedurende 1967 word die rustige gang van sake verstoor. Op aanbeveling van die Ring, deur ons Konsulent, Ds. A. T. McDonald, word die wyke Koornfontein, Blinkpan en Komati afgestig. Hendrina bly agter met 122 lidmate. Die bewoning van die pastorie deur 'n eie predikant word weer eens 'n agtergrond-ideaal.



• *Ds. A. T. McDonald.*



• *Ds. D. J. Smith*



• *Ds. G. J. J. Roos*

Ds. D. J. Smith van Ogies word ons volgende konsulent, maar kon egter net die noodsaaklikste take verrig.

Gedurende hierdie periode tot Maart 1970 het Ds. G. J. J. Roos van Middelburg, ons Moedergemeente, elke tweede Sondag 'n erediens waargeneem. Die gemeente het met groot waardering uitgesien na hierdie geleenthede.

In hierdie tyd het die gemeente 'n pastorale hulp, op aanbeveling van die Algemene Kommissie, ontvang vir 'n proeftydperk van drie maande. Die proef het nie na wense verloop nie en 'n verbod op die hou van Eredienste is verklaar, maar nie op die ontruiming van die Pastorie nie. Dit was 'n netelige en gevoelige aangeleentheid vir die kerkraad om hierdie saak op te los.

Tydens die konsulentskappe van Ds. S. P. Viljoen en Ds. H. N. Botha, is aanhoudend beroepe uitgebring deur die kombinasie Hendrina en Koornfontein.

Op 7 Maart 1970 word Ds. W. G. Habig en sy gesin ontvang. Sedert 1956 word die pastorie vir die eerste keer deur 'n predikantsgesin bewoon. Hierdie gesin het hul plek in die twee gemeentes en gemeenskappe volgestaan tot groot vreugde en herlewing van die gemeente



*Wyle Ds. S. P. Viljoen*



• *Ds. Habig*

• *Habig-gesin — Eerste pastorie-gesin sedert 1956.*

*Voor: D. J. Manning, C. Esterhuizen, D. R. Spies (Skriba), W. J. M. Swart (Kassier), B. D. T. Erasmus, J. van der Merwe.*
*2e Ry: J. H. Mahoney, D. du Plessis, J. B. Jooste, B. J. Spies, Ds. W. G. Habig, J. C. Nieman, L. F. Esterhuizen, D. Otto, C. Petzer.*
*3e Ry: J. D. Lourens, H. S. Kruger, C. Lauffs, J. J. Erasmus, L. Steyn, N. Ferreira, B. Steenkamp.*

Die oprigting van die twee kragsentrales, nl. Hendrina en Arnot, het die lidmatetal laat toeneem tot meer as 500. Die herderlike werk in twee gemeentes met so 'n omvang was vir een leraar byna onmoontlik. Na vele besprekings word die kombinasie met Koornfontein verbreek. Hendrina gemeente word vir die eerste keer sedert haar ontstaan 'n volwaardige gemeente.

Gedurende die verblyf van Ds. Habig is groot veranderinge aan die pastorie gedoen. 'n Moederskamer is in die kerk aangebring, die nuwe pyporrel is op 7 Augustus 1971 deur Mnr. W. Marthlener ingebruik geneem.

Ons eerste orreliste op die nuwe orrel was mev. Laura Killian en na haar mev. Vera von Wielligh. Toevallig is beide dames huidig NG predikantsvroue.

Die ou voetorreltjie wat meestal deur mev. Hester Erasmus bespeel was, getuig tans van die jare wat was.








# PROGRAM

by die ingebruikneming van die nuwe Orrel vir die Ned. Hervormde gemeente te

HENDRINA

**7 Augustus om 7 nm.**

## PROGRAM *(Vervolg)*

By hierdie program sal uitsluitend Kerkmusiek gespeel word. Dit beteken dat dit musiek is wat in werklikheid net deur gelowiges verstaan kan word. Want kerkmusiek is musiek wat gebaseer is op die lied van die gemeente en dit is dus Psalms en Gesange. In hierdie musiek is dus altyd die melodie van die Psalm of Gesang herkenbaar, maar die teks word deur die musiek geïllustreer.

Hierdie musiek sal dus die beste verstaan kan word wanneer die luisteraars, onder die aanhoor van die musiek, tegelykertyd die woorde van die bedoelde Psalm of Gesang „lees".

●

Die ontwerp van — en die toesig by — die bou van die nuwe orrel, is van die Raad vir Kerkmusiek, terwyl ook die Program aangebied word deur die Raad vir Kerkmusiek van die Ned. Herv. Kerk van Afrika.

●

**Alle musiek wat hier gespeel word, kan bestel word by die Raad vir Kerkmusiek, Privaatsak 315, Pretoria.**

1. **Ses kort Psalmbewerkings:**
   - a. Oor Psalm 25:1: Tot u hef ek hart en hande . . .
   - b. Oor Psalm 64:1: O God verhoor nou my gebed . . .
   - c. Oor Ps. 143:1: O Heer, ek roep, hoor my gebede . . .
   - d. Oor Ps. 66:1: Juig aarde, juig met blye galme . . .
   - e. Prelude en Fuga oor Psalm 65:1: Na bange tyd van somerdroogte . . .

2. **Variasies oor:**
   - a. Psalm 96: 5 variasies oor: Sing vir die Heer 'n nuwe lied . . .
   - b. Psalm 116: 5 variasies oor: God het ek lief . . .

3. **Ses kort Psalm- en Gesang-bewerkings:**
   - a. Oor Psalm 62:6: Hoe nietig is die mensekind . . .
   - b. Oor Gesang 88:1: O Allerhoogste Majesteit . . .
   - c. Oor Gesang 137:1: Kom hef nou saam 'n Loflied aan . . .
     HIERDIE NOMMERS a, b en c is almal op dieselfde melodie van Psalm 24.
   - d. Oor Gesang 4:1: Die Heer is God en niemand meer . . .
   - e. Oor Gesang 17:1: Wie maar op God wil werp sy sorge . . .
   - f. Oor Gesang 120:2: Ja, ek kos Hom die slae . . .

4. a. **Partita oor Gesang 39:** Jesus neem die sondaars aan . . .
   5 verskillende bewerkings oor hierdie lied.
   b. **Partita oor die Kerslied:** Kom herwaarts getroues . . .
   5 verskillende bewerkings oor hierdie lied.

5. **Fantasie oor: 'n Vaste burg is onse God** . . . Jan Zwart.
   Dit is 'n Fantasie en drie verskillende bewerkings, wat afgesluit word met 'n herhaling van die Inleiding oor Gesang 152:1.

---

In 1971 word 'n tikmasjien en 'n afrolmasjien aangekoop. Die eerste gemeenteblad verkyn onder redaksie van Ds. Habig en ouderling Ben Spies. Die sekretariële taak is behartig deur mev. Hester Spies. Die blad het in sy doel geslaag om finansiële behoeftes en versoeke, verpligtinge en oogmerke aan die lidmate bekend te maak.

*Voorblad van eerste Gemeenteblad*

GEMEENTEBLAD

NEDERDUITSCH

HERVORMDE

GEMEENTE

HENDRINA

AUGUSTUS 1972

---

Ook vir die eerste keer word daar finansiële-, ouderling- en diakenvergaderings gehou.

Soos verwag kon word, het dikwels ontevredenheid deurgeskemer oor genoemde bestedings en nuwighede, maar die vooruitgang was in belang van die gemeente en kon nie gestuit word nie.

Oktober 1973 neem Ds. Habig 'n beroep aan na Eikenhof. Die afskeid baar onsekerheid vir die toekoms.

Onder voorsitterskap van Ds. S.P. Pretorius word Prop. L. M. P. Swanepoel beroep.



*Ds. en mev. L. M. P. Swanepoel.*

• *Mev. Ds. Swanepoel 5de van links en N.H.S.V. susters.*

Vanaf die staanspoor het ons besef dat hierdie jong egpaar hul taak toegewyd, meelewend en spaarsaam gaan verrig. Menige verskille en ontevredenheid is met waardigheid opgelos. 'n Groot taak het op die skouers van die leraar gerus om die twee kragsentrales se lidmate kerklik betrokke te maak by 'n gemeenskap wat vir hulle onbekend en vreemd was.

Die rustigheid in die pastorie is verbreek toe die eersteling van die bewoners haar intrek daar geneem het. Die doopsondag het aangebreek en vir dié vader vanaf die kansel was dit 'n baie moeilike taak gewees om haar 'n naam te gee. Die gemoedere van die gemeente gedurende die erediens kon daarvan getuig.

Dit gaan goed in die gemeente, die finansiële belegging groei en 'n gedagte van 'n kerksaal word oppervlakkig bespreek. Ds. Swanepoel neem 'n beroep aan en op 11 Januarie 1976, net na sy afskeidsdiens, word Prop. J. J. G. Breedt beroep.

Ds. en mev. Breedt is ontvang en met sy rustige en ferm geaardheid, het hy goeie werk in die gemeente gedoen tot 1978 toe hy 'n beroep aanneem. Dat hulle verhuis het na die onrustige atmosfeer in die destydse Rhodesië spreek boekdele.



• *Ds. J. J. G. Breedt*

**7 AUGUSTUS 1977**

# *40-Jarige Bestaansviering van Gemeente*

**OORLEWENDE STIGTERSLEDE MET HIERDIE GEBEURTENIS:**



*Agter: Brs. E. L. Steyn, B. D. T. Erasmus, Mev. B. Rabie, Br. J. J. Erasmus.*
*Voor: Mevv. H. Steyn, B. Erasmus, B. Mahoney.*

NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA
KERKRAAD GEMEENTE HENDRINA 1977

*Voor, v.l.n.r.: Brs. B. Smit, J. J. Erasmus, C. F. Laufs, ds. F. J. Engelbrecht, ds. W. G. Habig, ds. Breedt, ds. L. M. P. Swanepoel, W. J. M. Swart, H. S. Kruger.*
*Agter, v.l.n.r.: Brs. B. Venter, C. H. de Bruyn, J. J. P. S. Breytenbach, A. S. Botha, G. L. P. Olivier, N. M. Nieman, J. P. du Plessis, M. H. J. van Staden, L. C. Steyn, J. H. Steenkamp, J. D. Lourens, D. R. Spies, J. Curlewis.*



*Van links na regs: Di. W. G. Habig, F. J. Engelbrecht, L. M. P. Swanepoel en J. J. G. Breedt.*

**Boekmerk uitgegee tydens 40-jarige bestaan van die Gemeente**

NED. HERV. GEMEENTE
HENDRINA

7 AUGUSTUS
1937 – 1977

„Ebenhaezer"

Februarie 1978 word Ds. L. J. Meyer beroep. Hierdie gesin het hul spoor ferm in die gemeente getrap, maar van korte duur. In Oktober 1978 neem hy 'n beroep aan terug na St. Helena Gemeente te Welkom, vanwaar hy gekom het.



*Ds. en mev. L. J. Meyer en gesin.*

November 1978 word Ds. J. H. H. Jacobs beroep en kort daarna ontvang. Hierdie gesin het gou deel van die gemeenskap geword en het hul plek volgestaan. Die Ned. Herv. Kerk was of is vir Ds. Jacobs baie belangrik so ook elke taak wat hy verrig het. "Daar moet orde wees in wat jy doen".

'n Ontvangs het noodgedwonge ook 'n afskeid. In Junie 1981 vertrek ons leraar en gesin.



*Ds. en mev. J. H. H. Jacobs en gesin.*

☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆☆

# KERKRAAD 1987

*OUDERLINGE:*

*J. P. du Plessis, W. H. S. van Rensburg, J. Strydom, D. Evert, L. F. Esterhuizen, J. M. Jacobs, S. J. Pieterse, P. Grobler, S. Jacobsz, H. Westerman, J. Duvenhage, J. Lourens, C. Buys, J. P. Scheepers, G. F. A. Harmse, B. Hattingh, J. H. Homann, J. H. Harmse, J. Rosslee, J. Hoogstad, J. Wood, W. P. van der Merwe, M. Kritzinger, D. R. Spies, W. J. M. Swart.*

*DIAKENS:*

*N. le Roux, N. Grobler, F. Schoeman, W. J. M. Swart (Jnr.), E.W. Munnik, N. Nieman (Mev.), N. M. Nieman, C. G. Grové, N. Oosthuizen, W. H. Swart, J. C. Nieman, Mev. B. Mahoney (Kollektant), M. J. Jacobsz (Mev.), S. Greeff (Mev.), J. A. Steyn, C. Duvenhage (Mev.), J. J. Hornsveld, J. Dormehl (Mev.), B. J. van der Merwe, A. E. Harmse (Mev.), R. de Waal (Mev.), J. Coetzee (Mev.), C. de Beer (Mev.), A. E. Jansen (Mev.), M. E. M. Harmse (Mev.), J. Brits (Mev.), G. Nel, H. F. van der Merwe (Mev.).*

Byvoeging van die volgende name van kerkraad wat onlangs bedank of oorlede is, regverdig vermelding: nl.
*Ouderlinge: A. Botha, D. du Plessis, J. J. Erasmus en wyle Br. C. Lauffs.*

**VLOT NED. HERV. KERK**

*Die kerk is soos 'n aambeeld.*

Gedurende Februarie 1968 het Hendrina-gemeenskap die 50-jarige bestaan van die dorp gevier. Die Ned. Hervormde Gemeente se vlotvoorstelling was 'n aambeeld met hamerslae daarteen, maar die aambeeld gaan nie te pletter. Dit simboliseer die kerk wat voortbestaan onder aanslae oor die eeue.

Mag dit geld vir die volgende 50 jaar en die toekoms wat daarop volg.

Ds. N. J. J. van Rensburg word op 13 Desember 1981 ontvang. Gedurende hierdie tyd word die pastorie vergroot en die bou van die kerksaal is in wording.

In hierdie verband moet melding gemaak word van diaken Nick Nieman wat beide bouprojekte teen 'n baie billike vergoeding voltooi het.

Die inwyding van die saal vind plaas op 27 Oktober 1983.

Gedurende hierdie jare beleef die land en die kerk 'n baie moeilike tyd. Ekonomiese insinking veroorsaak werkloosheid en onrus. Maar die kerk en gemeente gaan voort. Gedurende 1984 tydens 'n Ringskommissiebesoek verneem die kerkraad dat vyf standplase nege gemeentes moet behartig. In hierdie omstandighede is besluit dat Ds. N. J. van Rensburg die gemeente Breyten sal behartig, waartoe hy reeds ingestem het. By sy vele verpligtinge in die plaaslike gemeente is dit 'n opofferende gebaar, ten bate van die voortbestaan van die kerk.



'n Terugblik oor 50 jaar vertel 'n verhaal van moed, deursettingsvermoë en groot geloof om 'n gemeente instand te hou wie se voortbestaan soms onmoontlik gelyk het.

Ons dink met heimweë en dankbaarheid aan hulle wat nie meer saam met ons is nie, vir die taak in die kerk wat verrig is. Sommige wat dertig, selfs veertig, jaar onafgebroke op die kerkraad gedien het. Die leraars gedurende 50 jaar, elkeen wat 'n blywende spoor in die gemeente getrap het.

Ons dink aan die bestaande kerkraad, lidmate, 'n paar stigterslede wat nog saam met ons is; die N.H.S.V., onlosmaaklik deel van die gemeente.

Dank vir sulke mense — Ned. Hervormde lidmate.



NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA

GEMEENTE HENDRINA

# 1937 - 1987

# 50 JAAR



## *Feesprogram — Uitnodiging*

28, 29 en 30 AUGUSTUS 1987

*KERMIS:* 28/29 Augustus 1987

*FEESREDE:* 30 Augustus 1987

---

# KERMIS

28/29 AUGUSTUS 1987

*Kom geniet die Vrydagmiddag en Saterdag saam met die gemeente.*

Speletjies Skyfskiet Pannekoek
Lekkernye Koeldrank Kerrie en Rys en ....

**natuurlik** die

**OS**

wat gebraai word.

---

# SONDAG 30 AUGUSTUS 1987

## 13h00

Plasing van die N.V. Kanselbybel ..................... *Mev. Heila Spies*

FEESREDE ........................................................ *Dr. D. J. van Wyk*

GROETEBOODSKAPPE:

1. Kommissie van die Algemene Kerkvergadering ............................. *Dr. D. J. van Wyk*
2. Kommissie van die Ring van Trichardtsfontein ............................. *Ds. F. J. Boshoff*
3. Vroeëre Predikante
4. Ned. Geref. Kerk
5. Gereformeerde Kerk
6. Burgemeester: *Rdl. L. Steyn*
7. Oorhandiging van die argiefstukke van die gemeente aan die Argivaris.

ONTHULLING van die Gedenkplaat.

Sing van die N.H.S.V.-lied en oorhandiging van die nuwe Nagmaalstafeldoek deur die N.H.S.V.

BEDANKINGS

VERVERSINGS in die saal aagebied deur die N.H.S.V. van die gemeente.

## PREDIKANTE WAT IN KOMBINASIE EN KONSULENTSKAPPE DIE GEMEENTE BEDIEN HET

| | | |
|---|---|---|
| Kombinasie met Middelburg | Ds. A. J. Barger | 7-8-37 — 3-1-38 |
| Konsulent | Ds. W. M. Wolmarans | 3-1-38 — 14-5-38 |
| Kombinasie met Middelburg | Ds. A. J. Nolte | 1938 — 1942 |
| Kombinasie met Middelburg | Ds. P. J. Booysen | 1942 — 1946 |
| Kombinasie met Dullstroom-Belfast | Ds. D. B. Snyman | 1946 — 1947 |
| Kombinasie Belfast-Waterval-Bo | Ds. P. A. R. C. van Wyk | 1948 — 1951 |
| Konsulent vanaf Ermelo | Ds. J. J. Smit | 1956 — 1958 |
| Konsulent vanaf Bethal | Ds. M. J. van Schalkwyk | 1958 — 1963 |
| Konsulent vanaf Bethal | Ds. J. H. Koekemoer | 1963 — 1966 |
| Pastorale hulp | Prop. J. J. P. Muller | 1963 — 1966 |
| Konsulent vanaf Bethal | Ds. A. J. McDonald | 1966 — 1967 |
| Konsulent vanaf Ogies | Ds. D. J. Smit | 1967 — 1968 |
| Konsulent vanaf Ogies | Ds. C. J. J. van Rensburg | |
| Konsulent vanaf Ermelo | Ds. S. P. Viljoen | 1968 — 1969 |
| Konsulent vanaf Van der Hoff | Ds. H. N. Botha | 1969 — 1970 |
| Konsulent vanaf Bethal | Ds. D. P. Pretorius | 1973 — 1973 |

Gedruk deur O.H. Frewin (Edms) Bpk.